SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 19 APRIL 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radio liga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE ZS4 NAELLOOP VANMIDDAG

DIE RAE UITGESTEL TOT SATERDAG 27 JUNIE 2020

en

DIE UITSLAE VAN DIE 80 M QSO GESELLIGHEID

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuusitems.

Ons begin die nuus met nuus van n stil sleutel:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Johannes Frans du Rand, ZS6BPP op Maandag 13 April 2020 stil geword het.

Ons betuig ons innige meegevoel met sy familie en vriende.

POUSE

DIE ZS4 NAELLOOP VANMIDDAG

Die ZS4 Naelloop is vanmiddag van 14:00 tot 15:00 UTC op die lug met GG en foon aktiwiteit op 40 meter. ZS4-stasies gee 'n RS- of RST-verslag en die naam of afkorting van hul dorp. Alle ander stasies sal 'n RS- of RST-verslag en hul provinsiale of lands afkorting gee. Jou logstaat moet teen 27 April 2020 per e-pos aan zs4srk@gmail.com ingedien word. Soos altyd, kry die reëls in die 2020 Blouboek, bladsy 59 vir die ZS4 Naelloop.

# FRIEDRICHSHAFEN HAM RADIO 2020 GEKANSELLEER

Die organiseerders van die grootste amateur radio byeenkoms in Europa het aangekondig dat Friedrichshafen Ham Radio 2020 wat vir 26 tot 28 Junie beplan is, is gekanselleer. Die aankondiging aan uitstallers sê, "Dit is met 'n swaar hart dat ons julle moet inlig dat Ham Radio 2020 nie sal plaasvind nie.

Ons is baie jammer om nie hierdie gebeurtenis te hê nie, maar die Federale Regering en die Minister-presidente van die Länder het gister besluit dat geen groot gebeurtenisse tot 31 Augustus 2020 sal plaasvind nie. Saam met ons vennoot DARC e.V. (die Duitse IARU Lidvereniging), sien ons uit daarna om julle weer te verwelkom by die uitstal gronde van die Messe Friedrichshafen van 25 tot 27 Junie 2021. Ons hoop jy kom deur hierdie moeilike tye en ons sal jou weer volgende jaar sien!

RAE UITGESTEL TOT SATERDAG 27 JUNIE 2020

Noel Hammond, ZR6DX, die RAE-bestuurder, sê, "Baie dankie aan almal vir al julle pogings gedurende hierdie tyd om met die RAE voort te gaan. Ten einde kandidate meer tyd te gee en HF-assesserings te vergemaklik, is besluit om die eksamen datum na Saterdag 27 Junie 2020 te skuif. Dit sal hopelik ekstra tyd gee vir hersiening en vir die afhandeling van die HF-assesserings proses.

Die radio amateur gemeenskap word versoek om op die lug te kom om die RAE-kandidate te help om die vereiste aantal kontakte vir die HF-assesserings te maak - datums en tye van die onderskeie klubs sal nader aan die tyd volg. Saam kan ons die RAE 'n reuse sukses maak.

Kontak my gerus indien jy enige verdere vrae het. Bly gesond."

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

DIE 5 MHZ NUUSBRIEF

Die jongste uitgawe van die 5 MHz nuusbrief (No 24-Winter/Lente 2020) is nou beskikbaar vir gratis PDF aflaai vanaf die eksterne skakels afdeling van die Wikipedia 60 m-Band blad of die RSGB 5 MHz-bladsy. Hierdie uitgawe sluit 5 MHz nuus van 7 lande, 'n 5 MHz beheerde voerder bestraling dipool en beskik oor die nuutste wêreld van 5 MHz kaart.

# LEER MORSEKODE TYDENS DIE INPERKING

Met baie mense wat ekstra tyd op hul hande het as gevolg van die inperking en kyk vir iets om te doen, wat van Morsekode leer?

Electronics Note, www.Electronics-Notes.com/ het 'n video wat daarop gemik is om diegene te help wat begin morsekode leer. Die video klank die letters drie keer uit en die letter self en die kolletjies en strepies verskyn op die skerm as 'n hulpmiddel om dit te leer. Hulle is tans besig met die voorbereiding van 'n paar verdere video's oor getalle en dan ewekansige letters, maar vir die oomblik, besoek https://youtu.be/6PRY-LczCB4

# VOSKHOD - ’N KORT FILM OOR AMATEUR RADIO

DUST is ’n YouTube-kanaal met wetenskapfiksie kort film inhoud. Aan die begin van April, het DUST ’n kort film, wie se tema amateur radio is, getiteld Voskhod (Sonsopkoms) aangebied. Voskhod gaan oor ’n kluisenaar radio operateur wat, na die herstel van sy amateur radio met dele wat hy in die bos kry, ’n nood oproep van ’n gestrand Sowjet-ruimtevaarder in die ruimte ontvang.

Voskhod is ’n mengsel van die Amerikaanse Film ‘Frequency’ en die Kubaanse film ‘Sergio & Sergei.’ Terwyl Voskhod in November 1966 plaasvind, is ‘Frequency’ oor ’n pa in 1969 wat met sy seun in 1999 gesels en ‘Sergio & Sergei’ gaan oor ’n Kubaanse filosofie professor en ’n Sowjet-ruimtevaarder aanboord die MIR Ruimtestasie en dit vind plaas aan die einde van 1991 met die ontbinding van die Sowjet-unie. Sien die film by www.YouTube.com/Watch?v=wnMqT8QbvaM&t=48s

DIE UITSLAE VAN DIE 80 M QSO PARTY

Die Kompetisie Komitee het 23 logstate ontvang vir die eerste been van die SARL 80 m QSO-Geselligheid wat op Donderdag 2 April gehou is. Baie dankie aan al die deelnemers wat deelgeneem het, die tweede been vind in Oktober plaas.

$1^{\text{St}}$ Jan Botha, ZS4JAN - 925 punte

$2^{\text{de}}$ Schalk van Vuuren, ZS1LL - 760 punte

$3^{\text{Rd}}$ Helmar Otto, ZS1H - 605 punte

$4^{\text{th}}$ Christie Grobbelaar, ZS4CGR - 550 punte

Die volledige uitslae sal in HF gebeure nuusbrief geplaas word.

JOU PROJEK IN DIE MEI RADIO ZS

Die Redakteur van Radio ZS het een artikel ontvang vir die ”My Project” kolom van die Mei Radio ZS. Die sluitingsdatum vir jou artikel oor jou projek is Vrydag 24 April 2020 en moet aan radiozs@sarl.org.za gestuur word. Vertel ons meer van die projek waarmee jy besig is tydens die inperking, kyk op bladsy 17 van die April Radio ZS vir die projek wat ZS4BS gemaak het. Jou projek kan vir jou ’n lidmaatskap van die SARL vir 2020/2021 wen.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar geen sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan ’n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Met die onlangse dag-en-nag-ewening kan radio amateurs veral laatmiddag goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die ZS4 Naelloop

21 en 21 April - die Lirids meteor stort

25 April – die begin van Ramadan en die SARL 95 40 m Klub Naelloop

27 April - Vryheidsdag

1 Mei - Werkersdag en die ZS SOTA Aktiwiteitsdag

2 Mei – die AWA Buis AM QSO Geselligheid

3 Mei - die AWA Buis ESB QSO Geselligheid

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die ZS4 Naelloop is vanmiddag van 14:00 tot 15:00 UTC op die lug met GG en foon aktiwiteit op 40 meter. ZS4-stasies gee ’n RS- of RST-verslag en die naam of afkorting van hul dorp. Alle ander stasies sal ’n RS- of RST-verslag en hul provinsiale of lands afkorting gee. Kry die reëls op bladsy 59 van die Blouboek.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radio liga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today”. Daar is herleiding op 7,082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending by Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3,620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ..........................................................

Van die nuus span, bly gesond, gehoorsaam die regulasies en die beste wense vir die week vorentoe.9A NUUS VIR SONDAG 08rd k ahead